SARLNUUS SONDAG 11 MEI 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

WêRELDKOMMUNIKASIEDAG EN INTEGNET

AMSATCON 2003

BUITENGEWONE 40 m QSO EN SPESIALE PRESTASIE OP 2 m

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede. Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL VIER WêRELDKOMMUNIKASIEDAG MET 'N INTEGNET OOR TEGNOLOGIE

……Integnet 2003 op 18 Mei word gehou ter viering van die ITU wêreldkommunikasiedag. Dit sal om 20:00 SAT op die lug wees. Vandag se kommunikasiewêreld sou nie gewees het wat dit vandag is sonder die toegewyde pogings van die ITU wat nasies se interne beleide help harmoniseer, tegnologiese verskille help oorbrug en help om stelsels wêreldwyd te konsolideer nie. Wanneer enigiemand ter eniger tyd 'n telefoonoproep maak, hulle e-pos oopmaak, na die TV kyk of op die internet rondswerf, kan hulle maar weet dat hulle die vrug van die wêreld se eerste universele organisasie, nl. die ITU, pluk. Vir meer as 135 jaar lank help die ITU mense wêreldwyd om met mekaar te kommunikeer. Maar die missie van die ITU is ook om die voordele van inligting en kommunikasietegnologie aan die mensdom te bring. Wêreldkommunikasiedag 2003 is dus 'n uitstekende geleentheid om openbare optredes van die metodes wat die ITU gebruik om die mense van die wêreld te help kommunikeer, bekend te stel. Amateurradio het van die begin af 'n groot rol gespeel in die ontwikkeling van telekommunikasietegnologie. Soos die industriële ICT-sektor oor die jare ontwikkel het en dikwels van rigting verander het, het amateurradio gehoor gegee. Een van die mees onlangse ontwikkelings is die gebruik van gesofistikeerde sagteware om swak sein kommunikasie soos meteoorspreiding en AMA moontlik te maak. Integnet op 18 Mei sal swak sein ontvangs bespreek en sal 'n in-diepte

kykie gee na 'n nuwe ontwikkeling deur Prof Joseph Taylor van die VSA en die WSJT sagteware wat reeds deur sommige amateurs in Suid Afrika gebruik word. Joe Taylor sal die onderwerp bekendstel en dan sal geleentheid gegee word vir bespreking deur 'n aantal plaaslike amateurs wat reeds WSJT sagteware gebruik. Klubs wat graag 'n koppeling aan die Integnet wil bewerkstellig moet 'n e-pos stuur aan armi@sarl.org.za met besonderhede van hulle herhalerfrekwensie en die telefoonnommer wat gekoppel moet word.

SUNSAT 2: WAARHEID OF VERDIGSEL?

……Sal daar 'n SUNSAT 2 wees en indien so, wanneer? Wat sal op die sateliet saamgeneem kan word as die projek inderdaad plaasvind? Vind meer uit oor SUNSAT en baie ander bestaande satellietprojekte deur AMSATCON op 24 Mei by te woon. Dit word by die NARS in Gauteng gehou. SUNSAT 2, Waarheid of Verdigsel, is slegs een van baie onderwerpe wat bespreek sal word by die eendagkonferensie. Volle besonderhede kan verkry word by die SARL se webwerf www.sarl.org.za. Bespreek nou deur 'n e-pos te stuur aan saamsat@intekom.co.za of stuur 'n faks aan 012 991 5651. 'n Gedetailleerde program en besprekingsvorm sal aan u gestuur word. Registrasie is slegs R50,00 vir lede van die SARL, SA-AMSAT en SAATI en effe meer vir nie-lede. Studente betaal slegs R25,00.

ALLE ZS AFDELINGS 40 m QSO: SELDSAAM?

```
  Om 15:30 op Saterdag 3 Mei het Nico ZS2N (Aliwal Noord) en Johan ZS1I (Mosselbaai) op 7 05
```

Dankie aan al die stasies wat die seldsame kontak moontlik gemaak het.

EERSTE STASIE OM AL DIE ZS DIVISIES OP 2 m TE WERK?

Veels geluk aan ZS4NS wat die eerste ZS-stasie mag wees wat al die ZS divisies op 2 m gewerk het. Die finale kontak was met ZR1AAE op Dinsdagaand om 20:20. Ons sal graag wil weet of iemand anders weet of dit inderdaad die eerste keer is dat iemand binne die grense van SA al die ZS divisies op 2 m gewerk het. Laat weet ons by SARL nuus asseblief as u van so 'n kontak weet.

MEI 2003 RAE

Op Saterdag 17 Mei vind die eerste RAE vir 2003 plaas. 'n Totaal van 90 kandidate het vir die eksamen ingeskryf. Die eksamen word by 15 sentrums regoor Suid Afrika afgeneem. Die SARL wil graag al die kandidate voorspoed toewens met die eksamen en ook al die toesighouers byvoorbaat bedank vir hulle bydrae tot die gladde verloop van die eksamen.

SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING

```
Die tyd van die spesiale begrotingsvergadering van die SARL wat vir eerskomende Saterdag 17
```

WETENSKAP-, INGENIEURS- EN TEGNOLOGIEWEEK

Die uitstallings en so ook die spesiale amateurradiostasie wat deur die Magalies Radioamateurklub namens die SARL in die uitstallingsaal gedurende die afge-

lope week bedryf is, het gister tot 'n einde gekom. Groot dank aan die Alberton Amateurradioklub vir die gebruik van hul mobiele toring, HF en BHF antennas en voerlyne en aan almal wat van hul toerusting beskikbaar gestel het en aan al die bedieners wat daagliks die stasie beman het en amateurradio aan al die nuuskierige leerders ten beste probeer verduidelik het. Al jul tyd en opoffering word hoog op prys gestel. Behalwe HF- en BHF-spraak was pakketradio en die ontvangs van satellietweerprente ook vertoon. Op Donderdagoggend was die stasie vereer met 'n besoek deur Sid Tyler, ZS6AYC, die President van ons liga. Gedeelte van ons aktiwiteite is deur die SABC verfilm en volgens inligting verskaf sal dit op Woensdagaand 21 Mei in die program Business Focus op TV3 tussen 18:00 en 18:30 gebeeldsaai word.

NUWE IRLP SKAKEL IN PRETORIA IN GEBRUIK GENEEM

……Die Quantum Radio-amateurklub stel tans in Pretoria 'n nuwe IRLP node in gebruik. Die node is in die laaste stadiums van die toetsfase en amateurs word aangemoedig om dit te probeer. Die QRK node se nommer is 8427. Die toetse word uitgevoer op die Pretoria Amateurradioklub se 70 cm herhaler op 438,825 MHz. Daar word voorsien dat dit later na die QRK herhaler verskuif sal word. Amateurs wat die skakel wil probeer moet asseblief by die IRLP-prosedures hou en die stelseloperateurs die nodige geleentheid bied en hulp verleen wanneer daar aan die stelsel verstel moet word. Die stelseloperateur kan bereik word dmv e-pos aan zr6anf@qsl.net.

70 MHz/4 m AKTIWITEITE IN PRETORIA

……In die Pretoriagebied is daar heelwat aktiwiteit op die onlangs toegekende 70 MHz oftewel 4 m band. Daar word redelik gereëld in die aand QSO s gevoer op 70,200 MHz. Op Sondae word ARMI om 10:00, en Magalies Radioamateurklub se bulletin om 11:15 deur Pieter ZS6PVW daar herlei. Van die herleidings is al in Randburg en so ver as Cullinan gehoor. U word vriendelik uitgenooi om saam te kom gesels, of om na die herleidings te luister. Onthou egter dat indien u ander aktiwiteite van vreemdelinge op die band hoor, hulle voorkeur op die band geniet, aangesien die 4 m band op 'n sekondêre basis aan ons toegeken is.

PAKKETNUUS

```
Pakket word deesdae weer baie gewild met verskeie nuwe operateurs wat onlangs op die netwe
```

Indien u belangstel om op pakket aktief te raak, kontak gerus u lokale BBS “sysop” vir meer inligting.

DATUMS OM TE ONTHOU

Spesiale Begrotingsvergadering om 11:00 op 17 Mei by die NARS; SARL Integnet op 18 Mei; TV-uitsending van aktiwiteite tydens Wetenskap-, Ingenieurs- en Tegnologieweek op 21 Mei op TV3 vanaf 18:00; AMSATCON op 24 Mei by die NARS; PEARS mikrogolf en Digitale kompetisie op 13 15 Junie

Dit bring ons aan die einde van vandag se bulletin wat saamgestel is deur Martin, ZS6ABU, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs,

kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX